# Nederduits

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

Die term **Nederduits** (Duits: *Niederdeutsch*; Nederduits: *Nedderdüütsch* of *Plattdüütsch*), wat in die omgangstaal dikwels ook **Platduits** (Duits: *Plattdeutsch*) genoem word, verwys na die dialekte van Noord-Duitsland en Nedersaksiese dialekte in Nederland wat nie die Hoogduitse klankverskuiwing ondergaan het nie en vandag deur sowat 5 miljoen sprekers gepraat word.[1]

| **Nederduits**<br>**Plattdüütsch, Nedderdüütsch** | |
|---|---|
| Gepraat in: | Denemarke<br>Duitsland<br>Nederland |
| Totale sprekers: | 5 miljoen |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Germaans<br>Wes-Germaans<br>**Nederduits** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | nds |
| ISO 639-2: | nds |
| ISO 639-3: | nds (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=nds) |



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

Die Nederfrankiese en Nedersaksiese dialekte in Nederland is tot in die 1980's eweneens by die Nederduitse taalgebied gereken; in die moderne taalkunde word Nederfrankies deur die meeste navorsers intussen as 'n aparte taal- en dialekgroep beskou en vanweë die selfstandige taaltradisie van Nederlands nie meer by Nederduits gereken nie. Die dialekte van Noordoos-Nederland word dus as Nederlandse dialekte geklassifiseer, veral met die oog op die groot invloed wat *Algemeen Beschaafd Nederlands (ABN)* as Nederlandse standaardtaal op hulle uitoefen (net soos Standaardhoogduits op Nederduits).[2]

Die Nederduitse dialekte maak saam met die ander Duitse dialekte en die dialekte van Nederlands deel uit van die kontinuüm van kontinentale Wes-Germaanse dialekte. Nederduits toon daarnaas 'n aantal ooreenkomste met Engels (soos die uitspraak van *water*) en Fries.

Mennoniete-gemeenskappe in Noord- en Suid-Amerika praat nog steeds Nederduitse dialekte wat as *Plautdietsch* bekend staan.

Die term "Nederduits" het eers vanaf die vroeë moderne tydperk gebruiklik geword; tydens die Middeleeue is daar na Nederduits steeds as "Saksies" verwys.[3] Vroeër is die term Nederduits dikwels ook in Nederland gebruik om na die Nederlandse taal te verwys (in teenstelling met Hoogduits, die huidige Duitse standaardtaal). Ook historiese Afrikaanse benamings soos *Nederduitse Gereformeerde Kerk* dateer uit hierdie tydperk en Nederduits is hier net 'n sinoniem vir "Nederlands".

## Inhoud

# Taalgeskiedenis

## Oudnederduits of Oudsaksies

Oudnederduits of Oudsaksies is die oudste taalvorm van Nederduits en die taal van die Germaanse stam van die Sakse, wat in taalhistoriese opsig verdeel word in

- Vooroudsaksies wat tussen 150 n.C. en 1200 gepraat is, maar waarvan net enkele name bewaar gebly het;
- Oudsaksies wat tussen 800 en 1100 as 'n belangrike skryftaal bestaan het en waarin die meeste tekste geskryf is; en
- die periode tussen 1100 en 1200 waartydens die meeste dokumente in die destydse Duitse standaardtaal geskryf is.

Die oorgang na Middelnederduits begin in die tydperk ná 1200. Die eerste verwysing na die Sakse dateer uit die jaar 150 toe Ptolemaios van Alexandrië sy bekende werk oor die destyds bekende wêreld geskryf het. Volgens hom was die westelike Holstein en drie eilande in die weste van die Elbemonding deur Sakse (Latyns: *Saxones*) bewoon. Daar is geen bronne wat die Sakse se uitbreiding oor die Elbegrens beskryf nie, en ons weet ook nie hoe die Sakse na hul eie taal verwys het nie. Antieke bronne gebruik net die Latynse term *lingua saxonica*. Die stam se naam is volgens Widukind (9de eeu) afgelei van die eensnedige swaard wat hulle gebruik het, die *sax*.

## Middelnederduits

Aangesien die Hoogduitse gebiede slegs in die tydperk van die Staufer-dinastie omtrent 1200 oor 'n gemeenskaplike standaardtaal beskik het, het die agteruitgang van die Staufers in die loop van die 13de eeu weer tot 'n herlewing van streektale gelei. In Noord-Duitsland het in hierdie periode, ondanks die Hoogduits-ingesteldheid van talle adellike hoofse digters, 'n Nederduitse standaardskryftaal met 'n aantal streeksvariante ontwikkel wat met die regswetenskaplike werke van Eike von Repgow (omtrent 1230) 'n vroeë hoogtepunt bereik het. Sy "Saksespieël" en sy "Saksiese Wêreldkroniek" het 'n beduidende invloed op die destydse Nederduits uitgeoefen.

Die Middelnederduitse taal is veral danksy die politieke en ekonomiese magsuitbreiding van die Hanse, 'n bond van Noord-Duitse stede wat in die 14de en 15de eeu die handel in Noord-Europa oorheers het, as die verkeerstaal van die Noord- en Oosseegebied gevestig. Middelnederduits het sodoende selfs 'n groter rol gespeel as Middelhoogduits, soos byvoorbeeld uit die groot aantal Nederduitse leenwoorde in die Skandinawiese tale blyk.

Middelnederduits was veral 'n handelstaal wat op die basis van die dialek van die hawestad Lübeck en sy Oosfaliese omgewing gevorm het, maar geleidelik as gevolg van die Hanse se handelsbetrekkinge ook Wesfaliese en Nederlandse trekke getoon het. Die verkeers- en regsbetrekkinge tussen die Hansestede was sterk genoeg om 'n wedersydse beïnvloeding en uiteindelik standaardisering van alle Middelnederduitse variante te verseker, sodat Middelnederduits tot die ekonomiese verkeerstaal in die Europese gebiede tussen die Nederlandse grens en die Baltiese lande ontwikkel het.

Met die ekonomiese agteruitgang van die Hanse het ook Middelnederduits sy taalkundige invloed geleidelik verloor. Belangrike Nederduitse leenwoorde in die huidige Hoogduitse standaardtaal sluit regsterme soos *echt* ("eg"), *Gerücht* ("gerug") en *Pranger* ("skandpaal, kaak"), handelsterme soos *Stapel* en ook die woord *fett* ("vet"), wat die oorspronklike Hoogduitse *feist* verdring het, in.

## Die agteruitgang van Nederduits

In die 15de eeu is Nederduits as 'n spreektaal in toenemende mate verdring deur Oosmiddelduitse dialekte wat in noordelike rigting tot by Maagdenburg en Berlyn begin uitbrei het. Veral die opperklas in die stede het die voortou geneem by die omskakeling na Hoogduits: Volgens historiese oorlewerings het welvarende burgers in Halle omtrent 1470 al Hoogduits as hulle huistaal gepraat, terwyl Nederduits nog steeds die omgangstaal van die laer stande was. Tot by die 19de eeu was Hoog- en Nederduits mededingers in 'n soort taalstryd wat uiteindelik met die neerlaag van Nederduits geëindig het - die taal het slegs op die platteland nog 'n funksie as omgangstaal vervul en is derhalwe ook "Platduits" genoem.



Die Institut für Niederdeutsche Sprache (*Nederduits*: Institut för Nedderdüütsche Spraak) in Bremen se historiese Schnoorkwartier beywer hom vir die bewaring van die Nederduitse taal, literatuur en kultuur

In die loop van die 16de eeu het Hoogduits grotendeels die skryftaal van burgerlike kantore en stedelike owerhede geword, en omtrent 1700 is daar by die meeste drukkerye geen noemenswaardige werke en dokumente in Nederduits meer vervaardig nie. Selfs die kerkhervormer Martin Luther het moeite gedoen om Nederduits as die algemene standaardtaal van Noord-Duitsland te bewaar. Onder die leiding van Johannes Bugenhagen, 'n boorling van Pommere, is in Wittenberg 'n Nederduitse Bybel uitgegee. Die meeste Nederduitse Bybeluitgawes is egter vanaf Hoogduitse tekste vertaal, en geeneen van hulle het die indrukwekkende gehalte van Luther se Nieuhoogduitse Bybelvertaling bereik nie. In 1621 het die laaste Nederduitse Bybeluitgawe in Goslar verskyn.

Die agteruitgang van Nederduits was onder meer te wyte aan

- die Romeinse Reg - die Oppersaksiese variant van Hoogduits het reeds voor die Reformasie in die kantore van regsgeleerdes en advokate posgevat;
- die Reformasie - Luther se Bybelvertaling was ook in Noord-Duitsland baie gewild;
- die onderwysstelsel - Hoogduits was aanvanklik net 'n skoolvak, is egter geleidelik ook vir die onderwys van ander vakke soos koorgesang en skryf ingespan;
- die voorkeur van digters - die ryke Middelnederduitse literatuur het sonder opvolgers gebly, en die meeste digters het by die literêre lewe van die Hoogduitse taalgebied aangesluit;
- die gebrek aan selfbewussyn by die Nederduitse adel wat ook eerder die kulturele lewe van die suide as 'n voorbeeld geneem het sonder om die ontwikkeling van 'n eie Nederduitse tradisie te bevorder; en

- die gebrek aan 'n sentrale politieke gesag in Noord-Duitsland wat as die basis van 'n Nederduitse kultuur sou kon gedien het.

# Taalsosiologie

In die historiese Nederduitse taalgebied het Hoogduits al vroeg 'n belangrike rol as die taal van die stedelike en goed opgeleide bevolking begin speel.[4] Dit was ook die medium van die onderwys en moes vanweë die groot verskil tussen Neder- en Hoogduits deur die meeste leerders aanvanklik soos 'n vreemde taal aangeleer word.

Vandag word Nederduits veral nog as 'n plattelandse omgangs- en huistaal gebesig, maar vervul tans geen openbare funksies meer nie.

# Verwysings


1. Webwerf van die Fakulteit Taalwetenskap en Literatuurwetenskap van die Universiteit van Bielefeld (Noordryn-Wesfale, Duitsland) (http://www.uni-bielefeld.de/lili/personen/akenter/jwirrer/arbeitsschwerpunkte.html)
2. Goossens, Jan: *Niederdeutsche Sprache: Versuch einer Definition*. In: *Niederdeutsch: Sprache und Literatur*. Neumünster: Karl Wachholtz 1973, bl. 9-27
3. König, Werner: *dtv-Atlas zur deutschen Sprache. 3. Auflage*. München: Deutscher Taschenbuch Verlag 1979, bl. 57
4. König (1979), bl. 135


# Bronne

## Taalgeskiedenis


- *Institut für niederdeutsche Sprache (Bremen)* (http://www.ins-bremen.de/)
- König, Werner: *dtv-Atlas zur deutschen Sprache*. München: Deutscher Tachenbuch Verlag 1979, bl. 77


## Die agteruitgang van Nederduits


- König (1979), bl. 103


# Eksterne skakels

-
- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir Nederduits.

### Woordeboeke

- *ndr.de Kultur - Das plattdeutsche Wörterbuch (met enkele ontlenings uit Afrikaans)* (https://www.ndr.de/kultur/norddeutsche_sprache/plattdeutsch/woerterbuch101_abc-B.html)
- Plattmakers woordeboek (http://www.plattmakers.de/nl)
- Drents woordeboek (http://www.drentswoordenboek.nl/)
- Lys van Nederduitse woordeboeke

### Media en nuus

- Podcasts en video's (http://www.plattcast.de/)
- Nederduitse nuus (http://www.ndr903.de/programm/platt/norichten52.html)

### Instellings

- Streektaal-Organisatie in het Nedersaksisch Taalgebied (http://www.sont.nl/)
- Institut für niederdeutsche Sprache e.V. (http://www.ins-bremen.de/)

**Indo-Europese tale: Kentum-tale: *Germaanse tale***

**Noord-Germaanse tale:**

Deens | Faroëes | Noors (Bokmål, Nynorsk) | Sweeds | Yslands

**Wes-Germaanse tale:**

Afrikaans | Duits | Engels | Fries (Noord-Fries, Oos-Fries/Saterfries, Wes-Fries) | Jiddisj | Limburgs | Luxemburgs | Nederduits | Nederlands (Oos-Vlaams, Wes-Vlaams) | Nedersaksies (Wes-Veluws) | Skots

**Oos-Germaanse tale:**

Boergondies (†) | Goties (†) | Vandaals (†)

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?=Sjabloon:Tale_van_Duitsland&action=edit) **Tale van Duitsland**

| | | |
|---|---|---|
| **Amptelike taal** | Duits | |
| **Streeks-/ minderheidstale** | **Erken** | Deens · Fries (Noord-Fries · Saterfries) · Nederduits · Romani · Sorbies (Opper · Neder) |
| | **Onerken** | Alemannies · Beiers · Duitse gebaretaal · Limburgs · Maas-Rynlands · Luxemburgs · Ripuaries |

| | |
|---|---|
| **Normdata** | BNF: cb119556749 (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb119556749) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb119556749) · GND: 4042178-8 (https://d-nb.info/gnd/4042178-8) · LCCN: sh85078636 (https://id.loc.gov/authorities/subjects/sh85078636) · NDL: 00572781 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00572781) · SUDOC: 02753748X (https://www.idref.fr/02753748X) |